# God, enkel lig, voor u gesig

God, en - kel lig, voor u ge - sig

is niks op aar - de rein nie.

Ons is be - vlek, met skuld be - dek

kan nie voor U ver - skyn nie.

2.

Die sterreprag verdwyn by dag

teenoor die son se luister;

soveel te meer is ons, o Heer,

teenoor u lig, die duister.

3.

Heer waar dan heen? Tot U alleen;

U sal ons nooit begewe.

U eie Seun, ons borg en steun,

is ook ons weg tot lewe.

4.

Ja, amen, ja! Op Golgota

betaal Hy vir my sonde,

en deur sy bloed word ons gemoed

gereinig van die sonde.

5.

Gee ons al meer, om U te eer,

geloof, o Ewig-sterke!

Dan doen ons bly, aan U gewy,

uit liefde goeie werke.